WIKIPEDIA

# Lombardies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie




Lombardiese opskrif by 'n restaurant in Poschiavo, Switserland

Die term **Lombardies** (Lombardies: *lumbard* of *lumbaart*) verwys na 'n groep verwante dialekte wat hoofsaaklik in die suide van Switserland (in die kantons Ticino en Graubünden/Grisons) en in Lombardye (Noord-Italië) gepraat word.

Alhoewel Lombardies in taalkundige opsig as 'n dialek van Italiaans beskou kan word en sodoende geen standaardskryftaal in die Lombardiese dialek- of taalgebied ontwikkel is (Standaarditaliaans vervul hierdie funksie), word dit deur *Ethnologue* en UNESCO se "Rooi boek van bedreigde tale" as 'n selfstandige taal geklassifiseer.

Lombardies maak deel uit van dialek-kontinuüm wat aangrensende Italiaanse dialekte soos Piëmontees, Liguries, Venesiaans, Retoromaans en Frankoprovensaals insluit. Die Noord-Italiaanse variant van Lombardies is onder meer deur Hoogduits (Opperduits) as substraattaal beïnvloed. Die variante van Lombardies kan in twee hoofgroepe verdeel word: Wes-Lombardies in Milaan, Varese, Como en Lecco asook in die Switserse kanton Ticino, Oos-Lombardies in Bergamo, Brescia en Crema. Die Oos-Lombardiese dialekte in die Veltlin-streek en die kanton Graubünden toon baie ooreenkomste met aangrensende variante van Retoromaans.

Die variante van Lombardies en Italiaans is nie altyd onderling verstaanbaar nie. Binne die *Italoromania* of Romaanse taalgroep in Italië word Lombardies saam met Piëmontees en Liguries tot die meer ingewikkelde dialekte gereken.[1] Sedert die 1970's is daar 'n neiging

| **Lombardies**<br>**lumbaart** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Italië<br>Switserland |
| Gebied: | Lombardye<br>Piëmont<br>Trentino-Suid-Tirool<br>Tessin<br>Graubünden |
| Totale sprekers: | 3,5 miljoen |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Romaans<br>Wes-Romaans<br>Galloitalies<br>**Lombardies** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | - |
| ISO 639-2: | - |
| ISO 639-3: | lmo (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=lmo) |

om Standaarditaliaans sowel as skryf- asook as omgangstaal te gebruik sodat 'n stadige agteruitgang van Lombardies in die alledaagse lewe bespeur kan word.

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

# Verwysings


1. Andreas Michel: *Einführung in das Altitalienische*. Tübingen: Gunter Narr 1997, bl. 184


**Italiese tale**

| | |
|---|---|
| **Italiese groep** | Oskies \| Umbries \| Faliskies \| Latyn |
| | **Romaanse tale** |
| **Iberoromaans** | Aragonees \| Asturies \| Galicies \| Katalaans \| Ladino \| Leonees \| Portugees \| Spaans |
| **Galloromaans** | **Langues d'oil:** Frans \| Gallo \| Lorreins \| Normandies (Auregnais \| Guernésiais \| Jèrriais \| Sercquiais) Pikardies \| Champenois \| Waals \| Anglo-Normandies **Oksitaans:** Aranees \| Auvergnat \| Gaskons \| Languedokies \| Limousin \| Provensaals Frankoprovensaals |
| **Galloitalies** | Lombardies \| Monegaskies \| Piëmontees \| Venesiaans |
| **Retoromaans** | Romansch \| Ladinies \| Friulaans |
| **Italoromaans** | Dalmaties \| Italiaans \| Napolitaans |
| **Suid-Romaans** | Korsikaans \| Sardies (Campidanies, Galluraans, Logudories, Sassaries) \| Sisiliaans |
| **Balkanromaans** | Aroemeens \| Istro-Roemaans \| Meglenoroemaans \| Roemeens |
| **Romaanse Kunstale** | Interlingua \| Interlingue \| Lingua Franca Nova |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Switserland&action=edit) **Tale van Switserland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Duits · Frans · Italiaans · Romansch |
| **Belangrike dialekte** | Arpitaans · Lombardies · Romani · Switserduits |
| **Gebaretale** | Switserduitse gebaretaal · Franse gebaretaal · Italiaanse gebaretaal |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4168136-8 (https://d-nb.info/gnd/4168136-8) |


Ontsluit van "https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Lombardies&oldid=2238684"

**Die bladsy is laas op 21 Julie 2020 om 18:37 bygewerk.**

Die teks is beskikbaar onder die lisensie Creative Commons Erkenning-Insgelyks Deel. Aanvullende voorwaardes kan moontlik ook van toepassing wees. Sien die Algemene Voorwaardes vir meer inligting.